SUID-AFRIKAANSE RADIOLIGA

SARLNUUS SONDAG 26 JUNIE 2005

U luister na amateurradiostasie ZS6SRL van die Suid-Afrikaanse Radioliga, die nasionale vereniging vir amateurradio in Suid-Afrika, met 'n nuusbulletin wat elke Sondag om 08:15 Sentraal Afrika Tyd (SAT) in Afrikaans en om 08:30 SAT in Engels uitgesaai word.

Hierdie bulletin is ook op die webwerf van die SARL by www.sarl.org.za en op pakketbulletinborde beskikbaar sowel as per Echolink vanaf ZS6FCS. Ons is ook verheug om aan te kondig dat, vir die onmiddelike toekoms, Willem, ZS6ALL, aangebied het om die bulletin op 3 695 kHz ESB te herlei, ipv. 3 725 AM, met Marten, ZS6ZY, as plaasvervanger. Baie dankie aan hulle. Aangesien hierdie nie 'n permanente reëling is nie, sal aanbiedinge van ander vrywilligers, met goeie ontvangs vanaf die 145,725 herhaler in Pretoria, ook verwelkom word. Stuur asb. u aanbiedinge aan George, ZS6NE, dmv. e-pos na gth@absamail.co.za.

STIL SLEUTEL

Dit spyt die Midlands Amateurradioklub om die afsterwe aan te kondig van TREVOR JOHN KELBRICK op Sondag 19 Junie 2005. Trevor het sy amteurradioloopbaan tydens sy verblyf in Salisbury (nou Harare) in Rhodesië (nou Zimbabwe) begin waar hy van die burgerband tot 'n bedrewe amateuroperateur gegradueer het. Trevor (voorheen ZS5ABV en Z21GT) laat 'n eggenote, Pamela, 'n seun en dogter en verskeie kleinkinders na. Vertroosting aan sy hele familie en vriende. Rus in vrede ou vriend.

(POUSE) S In die nuus vandag:

NOMINASIES VIR DIE SIEMENS RADIOAMATEUR VAN DIE JAAR TOEKENNING INGEWAG

IARU-FONDS BEREIK R17 000

GAREC BEVEEL AAN DIE SKEP VAN HF NOODFREKWENSIES

SUIDER-AFRIKAANSE PSK-KOMPETISIE

Bly ingeskakel vir meer besonderhede hieroor en ander nuusitems. Besoek ook die SARL se webblad of skakel die SARLkantoor wat vanaf 09:00 tot 13:00 op weeksdae oop is by telefoon 011 675 2393 vir inligting oor hoe om by die SARL aan te sluit, boekverkope en alle verwante amateurradioaangeleenthede.

Sarlnuus maak staat op nuusinsette van klubs en individue aangaande amateurradioaktiwiteite. Die enigste manier om te verseker dat u berigte Sarlnuus bereik is om dit in die korrekte plek op die webwerf van die SARL nl. www.sarl.org.za/newsinbox.asp te plaas nie later nie as die Donderdag wat die bulletin voorafgaan. Daar is geen waarborg dat u bydrae Sarlnuus sal bereik, of in 'n bulletin ingesluit sal word, indien dit op enige ander manier, of later as die Donderdag, ingestuur word nie. Indien moontlik doen dit asb. in Afrikaans sowel as Engels.

U luister na ZS6SRL en die nuus volg in besonderhede.

SA AMATEURRADIO-ONTWIKKELINGSTRUST VRA VIR NOMINASIES VIR DIE SIEMENS RADIOAMATEUR VAN DIE JAAR TOEKENNINGS

Hier is ’n geleentheid om ’n radioamateur, wat ’n groot bydrae tot die Amateurradiodiens gemaak het, te vereer. Die SA Amateur Radio-Ontwikkelingstrust vra vir nominasies vir die Siemens Radioamateur van die Jaar toekennings. Daar is ’n senior- en juniorkategorie.

Die senior toekenning vereer die ondersteuning en ontwikkeling van die Amateurradiodiens in Suid-Afrika. Dit is nie vir persoonlike prestasies soos die DXCC of ander operasionele toekennigs of kompetisies nie. Die ontvanger is ’n persoon wat van sy of haar kennis en tyd gewy het aan die bevordering en/of tegniese ontwikkeling van amateurradio in Suid-Afrika.

Die Junior toekenning word gemaak aan ’n persoon onder die ouderdom van 25 jaar wat uitgestaan het in die bevordering en ontwikkeling van amateurradio tussen sy of haar eweknieë.

Die wenners sal ’n sertifikaat en ’n tjek van R1 500, geborg deur Siemens Telekommunikasie, ontvang, asook ’n kopie van die nuutste ARRL-handboek, geborg deur ECS. Die sluitingsdatum vir nominasies is 31 Julie 2005. Die toekennings sal tydens die SARL Radio-Tegnologie Ope Dag op 20 Augustus oorhandig word.

Volledige besonderhede en ’n nominasievorm kan gevind word by www.amateurradio.org.za.

GAREC BEVEEL DIE SKEP VAN HF-NOODFREKWENSIES AAN

Die eerste “Global Amateur Radio Emergency Communications” konferensie, of GAREC 2005, is op 13 en 14 Junie onder die vaandal van die IARU in Tampere, Finland gehou. Vyf-en-veertig afgevaardigdes van sewentien lande het voorleggings gemaak oor die amateurradionooddiens in hulle lande en vertel van die groot rampe waarby hulle betrokke was.

Die konferensie het tot die slotsom gekom dat daar progressief meer internasionale samewerking moet wees en GAREC 2005 het ’n formele aanbeveling gemaak dat tydens die volgende IARU Streek 1, 2 en 3 konferensies aandag gegee moet word aan die skep van Middelpunt-van-Aktiwiteitfrekwensies vir noodkommunikasie op die 15, 17, 20, 40 en 80 meterbande.

Die konferensiebesprekings, insluitende die aanbiedings en aanbevelings sal eersdaags op die IARU-webwerf by www.iaru.org/emergency/summary.html geplaas word. Planne word alreeds beraam vir verdere GARECs.

IARU-FONDS BEREIK R17 000

Hierdie week staan die SARLIARU-fonds net oor die R17 000 met die huidige saldo op R17 241. Dit beteken daar is nou R4 241 beskikbaar om afgevaardigdes na die September IARU Streek 1 konferensie te stuur. Ons dank gaan aan Dave Smeda, ZS1FR, Ben Bresler, ZS6ANZ, Chris Beneke, ZS4PE, Klaus Bonow,

ZS6SU, M Drinkwater, ZS1ACH, Peter Olhaus, ZR6AIH, Sarel Nel, ZR6QC, Boleslaw Halas, ZS6RQM, Bruce Robinson, ZR1BDR, Archibald C. Doty Jr, W7ACD, Jack Ekob, ZS5FA, BG Rowan, ZS6BK, Dr Emil Bohme, ZS6EGB, Dr Samuel Fourie, ZR4DU, LA Petersen, ZR1TRY en Hennie Fourie, ZS6AMC.

Bydraes kan elektronies gemaak word deur oorplasings na rekening 560 142 722 by ABSA Menlyn, takkode 335 645 di. die rekening van die SA Amateur-radio Ontwikkelingstrust. Faks asb. die depositostrokie met u besonderhede aan 012 991 5651 of e-pos besonderhede aan saardt@intekom.co.za. Besoek www.amateurradio.org.za vir 'n volledige lys van bydraers.

HF-DOKUMENTE VIR IARU STREEK 1 KONFERENSIE

Die 26 HF-dokumente wat bespreek gaan word tydens die IARU streek 1 konferensie in September is beskikbaar in PDF-formaat vanaf Dennis, ZS4BS, met e-posadres zs4bs@netactive.co.za.

SUIDER-AFRIKAANSE PSK-KOMPETISIE

Vanmiddag om 13:00 UTC, bied die Lichtenburg ARK die eerste Suider-Afrikaanse PSK-kompetisie aan. Die kompetisie is oop vir alle radioamateurs in Suid-Afrika en die buurlande en eindig om 16:00 UTC. Aktiwiteit sal plaasvind in die omgewing van 14,070, 7,035 en 3,620 MHz.

Daar is twee kategorieë vir deelname, enkeloperateur, alle bande, hoëkrag (21 - 100 watt) en enkeloperateur, alle bande, laekrag (20 watt of minder). 'n RST-verslag en die reeksnommer word uitgeruil. Kontakte tussen stasies in dieselfde roepgebied tel 1 punt, kontakte tussen stasies in verskillende roepgebiede tel 3 punte en kontakte met DX-stasies tel 0,5 punte. Logstate moet binne 14 dae na afloop van die kompetisie per pos aan LARK, Posbus 410, Lichtenburg, 2740 gestuur word.

PEARS JAARLIKSE DIGITALE BHF- EN MIKROGOLFKOMPETISIE

Die Port Elizabeth Amateurradiovereniging (PEARS) bied sy jaarlikse Digitale BHF- en Mikrogolfkompetisie aan oor die naweek van 1 - 3 Julie 2005. Die kompetisie is oop vir alle amateurs in Suid-Afrika en die ses buurlande - Botswana, Mosambiek, Namibië, Zimbabwe, Swaziland en Lesotho. Die reëls is beskikbaar op die SARL se webwerf www.sarl.org.za.

Die kompetisie is opgedeel in twee 24-uur sessies, die eerste vanaf 18:00 SAT op Vryday 1 Julie tot 18:00 SAT op Saterdag 2 Julie en die tweede sessie vanaf 18:01 SAT op Saterdag 2 Julie tot 18:00 op Sondag 2 Julie. Deelname is as 'n enkeloperateur, multi-operateur of klubstasie in een van die volgende: tuisstasie, veldstasie of mobiele stasie; dus 9 kategorieë. Die telling per band sal deur die getal ruitblokke gewerk vermenigvuldig word om die finale telling te kry.

Kom sluit aan en geniet BHF Digitaal!

OAKDALE ARK MIDJAARVLOOIMARK EN OPE DAG

All radioamateurs, familie en vriende in die Weskaap word hartlik uitgenooi na die Oakdale Midjaarvlooimark en Ope Dag op Saterdag 09 Julie 2005.

Hierdie geleentheid vind plaas by die Oakdale klubkomplex in Bloemhofstraat naby Bellville. Dit sal onder dak plaasvind, sodat die veranderlike weer in die Kaap nie 'n problem sal wees nie. Tafels vir die vlooimark is op 'n eerste daar plan, 'n verskeidenheid etes sal beskikbaar wees vanuit die kombuis en kroegfasiliteite sal beskikbaar wees. Vir die wat wil braai is 'n binnenshuise braaiplaek ook beskikbaar.

Die kompleks open om 12:00 maar die vlooimark begin eers om 13:00. Die Kaapstadherhaler op 145,750 sal beman word vanaf 12:00 vir die wat hulp nodig het om by Oakdale uit te kom. Ons hoop om julle daar te sien.

BARK 40 METER KOMPETISIE

Op Sondag 24 Julie 2005, bied die Boland Amateurradioklub die BARK 40 Meter Kompetisie aan. Dit is 'n foon-alleenlikkompetisie op die 40 meterband en begin om 15:00 en eindig om 18:00 SAT.

VOORTPLANTINGSVERSLAG

Kobus, ZS6KOB, rapporteer: "Voortplantingstoestande bly ongelukkig swak en die vooruitsigte vir die komende week lyk ook nie beter nie. Die sonvlekgetal Donderdag was slegs 25,2 teenoor verlede week se 44,7. Daar is bykans geen aktiwiteite op die son nie - selfs nie een sigbare zone nie! Ons moet maar vrede maak met hierdie uiters swak toestande."

DAGBOEK VAN GEBEURE

26 Junie - Suider-Afrikaanse PSK-Kompetisie; 1 - 3 Julie - PEARS BHF Digitale en Mikrogolfkompetisie; 9 Julie - Oakdale Midjaarvlooimark; 24 Julie - Boland ARK 40 meter kompetisie.

Die SARL nooi u om Sondae om 10:00 SAT na Amateur Radio Mirror International op 17 565, 7 205 en 7 082 kHz en op verskeie herhalers te luister. 'n Heruitsending kan Maandagaande om 21:00 SAT op 3 215 kHz gehoor word. ARMI word deur Telkom en Sentech geborg.

Dit bring ons aan die einde van hierdie bulletin wat saamgestel is deur Dennis, ZS4BS, en gelees is deur vanuit as 'n diens aan radioamateurs, kortgolfluisteraars en elektronikaentoesiaste.

U het geluister na ZS6SRL en baie dankie dat u by ons aangesluit het. Dankie ook aan diegene wat items vir die bulletins verskaf en aan al die amateurs wat so gereeld die herleidings waarneem.

Hierdie Afrikaanse uitsending sluit nou en SARLnuus wens u 'n aangename week toe.

Totsiens almal.

/EX